Bulletin lesers – hierdie bulletin is langer as 15 minute.

Bulletin uitsaaiers – bepaal die tyd van die opname en begin voor 08:15 om teen 08:29:59 klaar te wees.

SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 27 MAART 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

Terwyl daar aandag gegee word aan die probleme wat sommige lede ervaar met toegang tot die SARL-webbladsye, is 'n bykomende kanaal nou vanaf hierdie Sondag beskikbaar. Teken in by www.amateurradio.org.za om die weeklikse SARL News-oudio-opnames af te laai en om Amateur Radio Today te luister of af te laai.

In die nuus vandag:

RADIO FREKWENSIE SPEKTRUM LISENSIE

JS8CALL AKTIWITEITS TYDPERK HIERDIE NAWEEK

en

DIE SARL NEEM AMATEUR RADIO NA DIE DIGITALE ERA SIMPOSIUM

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met nuus van n stil sleutel.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Roy McKay, ZS6RED skielik op die 23 Maart 2022 stil geword het. Roy was 'n Ere-lid van die Wesrand Amateurradioklub en sal altyd onthou word vir sy bydrae met die skryf van die Grondwet en die bou van antennas vir die Klub.

Ons betuig ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

RADIO FREKWENSIE SPEKTRUM LISENSIE MOET TEEN DONDERDAG 31 MAART 2022 BETAAL WORD!

Radio amateurs en Radio klubs, dit is jou verantwoordelikheid om jou lisensie fooi vir jou eie roepsein, die Klub-roepsein en die Klub-herhaler te betaal. Die lisensie fooi vir 2022/23 is: 1 jaar - R166.00; 2 jaar - R317.00; 3 jaar - R455.00; 4 jaar - R579.00 en 5 jaar - R692.00.

As jy op die OKOSA-kliënte portaal (https://online.icasa.org.za/) geregistreer is, kan jy per krediet kaart betaal en byna onmiddelik 'n afskrif van jou nuwe lisensie kry.

Jy kan jou lisensie fooi per EFT betaal - ICASA, Nedbank Korporatiewe Kliënte dienste, Rekening nr. 14 62 00 29 27, Tak 146245. Gebruik JOU OKOSA-lisensie nommer en roepsein, bv. "10098765 - ZS75RZS" as die betalings-verwysing. Stuur 'n afskrif van die EFT-betaling aan specrev@icasa.org.za. Bewaar die Bewys van Betaling op 'n veilige plek, dit is jou bewys dat die lisensie betaal is.

As jy op die ICASA-kliënte portaal geregistreer is, laai 'n afskrif van die betalings bewys op na die stelsel. Die OKOSA-amptenare sal die betaling teen die bankstaat kontroleer en as hulle tevrede is, sal hulle jou lisensie goedkeur wat jy 'n dag tot twee later kan aflaai.

AMATEUR LISENSIES BESTUUR DEUR DIE SARL

Op 29 Januarie 2022 en e-pos is gestuur aan alle radioamateurs wie se lisensie deur SARL bestuur word, dit dek die laaste 6 RAE 'e. Soos per die verwelkomings-brief wat aan suksesvolle kandidate gestuur is na aanleiding van die RAE, bestuur die SARL tans jou Amateur radio lisensie weens beperkings op die OKOSA-stelsel. Dit is egter jou verantwoordelikheid om jou lisensie fooi direk aan OKOSA te betaal soos hierbo verduidelik.

Sodra jy die EFT voltooi het, stuur die bewys van betaling aan OKOSA by specrev@icasa.org.za asook aan die SARL Administrateur by admin@sarl.org.za. Sodra die SARL die bewys van betaling ontvang het, sal dit na die OKOSA aanlyn stelsel op gelaai word vir goedkeuring. Wanneer dit goed gekeur word, sal ons die lisensie aan jou stuur.

Ongelukkig het baie van hierdie Radio Amateurs nie 'n afskrif van die betalings bewys aan Kelley Dorey, die SARL-administrateur, gestuur nie, dus kan die OKOSA-stelsel nie opgedateer word nie en geen lisensie sal uitgereik word nie. Stuur asseblief die bewys van betaling so gou moontlik aan Kelley.

JS8CALL AKTIWITEITS TYDPERK HIERDIE NAWEEK

Die IARU-Nood kommunikasie-koördineerders reël vandag 'n JS8call-aktiwiteits periode. Die aktiwiteits tydperk sal strek vanaf 10:00 tot 15:00 UTC vandag Sondag 27 Maart met aktiwiteit op 7.078 MHz en 14.078 MHz met normale JS8Call spoed (15 s, 50 Hz, 16 WPM).

Die Streek 1 EMCOR-koördineerder Greg, G0DUB het 'n boodskap formaat verskaf wat geneem is uit die standaard IARU-boodskap vorm en wat Grant,

ZS1GS hersien het en videos op die SARL HAMNET Suid-Afrika YouTube-kanaal www.youtube.com/channel/UCCnZW9Eu74ygPCFXen2AAEg/ geplaas het.

Greg, G0DUB sê in sy nota, "Die bande kan oor bevolk wees, maar kompetisies is 'n feit van die lewe elke naweek en nood gevalle sal steeds gebeur. Nood gevalle kan enige tyd gebeur en mense is dalk nie beskikbaar nie, of heeltyd beskikbaar, die kompetisies en Moeder dag sal dit simuleer. Ten slotte, hierdie is 'n 'aktiwiteits periode', as mense hul ervaring met die modus kan verhoog en boodskappe met mense kan uit ruil, kan hulle dit werk, dit is steeds 'n sukses."

Kom ons oefen ons vaardighede om boodskap deur te gee deur JS8call te gebruik, sien jou op die lug vanaf 10:00 UTC.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL NEEM AMATEUR RADIO NA DIE DIGITALE ERA SIMPOSIUM

Die simposium vind op Saterdag 9 April 2022 op die BlueJeans-platform plaas. Deelname is gratis vir lede van die SARL, AMSAT SA en IARU-Lidverenigings. Om te registreer en vir meer besonderhede besoek www.sarlorg.za of www.amsatsa.org.za.

DIE 2022 SARL NASIONALE KONVENSIE BOEKIE

Die 2022 SARL Nasionale Konvensie-boekie is beskikbaar vir aflaai vanaf die voorblad van die SARL-webwerf. Die boekie bevat die program vir die Neem Amateur Radio na the Digitale Era Simposium op Saterdag 9 April en die agenda vir die SARL AJV op Saterdag 23 April 2022. Dit sluit die voorgestelde begroting en ledegeld vir 2022/2023 in, die twee mosies vir bespreking en 'n voorstel om die 2023 SARL Nasionale Konvensie aan te bied.

KOMPETISIE UITSLAE

Agt-en-twintig logstate is ontvang vir die SARL Hamnet 40 m Gesimuleerde Nood kompetisie wat op Sondag 6 Maart 2022 gehou is. In die verlede is die uitslae per klas van deelname uitgereik, maar PEARS het besluit om alles saam te voeg!

Kategorie A: Enkel-operateur stilstaande mobiel

1ste Werner Nel, ZS6SAR - 708 punte

Kategorie B: Draagbare enkel-operateur

1ste Brian Jones, ZS6BV/3 - 1 638 punte

2de Philip ZS6PVT en Danie ZS6DPS - 1 440 punte

Kategorie D: Enkel-operateur basis stasie

1ste Christo Avenant, ZS6CPA - 1 428 punte

Agt-en-twintig logstate is ontvang vir die eerste been van die SARL-Velddag wat op 12 en 13 Maart 2022 gehou is.

Klas A: Veldstasie, multi-operateur

1ste die Wes-Rand ARK, ZS6WR - 178 898 punte

2de die Noord-Kaap ARK, ZS3NC - 132 314 punte

3de die Sandton ARK, ZS6STN - 124 466 punte

Klas C: Klas C - Veldstasie, enkel-operateur

1ste Karen, ZS6MMA - 96 602 punte

2de Vaughn, ZS6VLR - 62 906 punte

3de Anthony, ZS6ANT - 60 530 punte

Klas D - Veldstasie, enkel-operateur, QRP

1ste Johan, ZS4DZ - 49 946 punte

Klas F - Agterplaas stasies

1ste Errol, ZS6EH - 23 738 punte

2de Dave, ZR6DM - 15 926 punte

3de Kobus, ZS6BOS - 9 626 punte

Klas G: Algemene stasies

1ste Romeo, ZS6ARQ - 4 658 punte

2de Johan, ZS6JBZ - 1 442 punte

3de Hendrik, ZS6HJH - 1 346 punte

Drie-en-dertig logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie. Die uitslae sal in HF Happenings 989 verskyn!

Kompetisies in April. Die maand begin met die SAMOC April Woord soek tog wat van 1 tot 30 April duur. Op Saterdag 2 April kan jy aan die eerste RaDAR Uitdaging van die jaar deelneem. Donderdag 7 April is die eerste been van die SARL 80 m QSO Partytjie wat deur die Durban ARK aangebied word. Op Saterdag 9 April kan jy deelneem aan die Herfs QRP-kompetisie en die streeks FT4 DX-kompetisie, beide aangebied deur die Wesrand ARK. Die ZS4 QSO Partytjie word op Sondag 17 April aangebied deur die Sasolburg ARK. En op Saterdag 30 April is die tweede been van die SARL Saterdag 40 m Klub kompetisie. Kry al die inligting in die 2022 Blou Boek.

NOG 'N ONTSAGWEKKENDE “TECH TALK” GELEENTHEID

Daar is nog 'n swak sein modus wat in beginsel soortgelyk is aan FT8, met baie van die voordele, maar dit is baie meer interaktief en boeiend. JS8Call... weet jy daarvan, het jy dit gebruik?

Ons spesiale gas, Stewart, ZR6WT, sal ons deur al die inligting van JS8Call gee tydens die 'Power Hour Tech Talk' om 19:00 SAT op Woensdag 30 Maart. Almal is welkom, so sluit asseblief by ons aan op die 145,700-herhaler, of via Echolink op ZS6STN-R vir hierdie opwindende praatjie.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar drie sonvlek groepe sigbaar en daar is 'n goeie kans vir C-klas sonfakkels en 'n geringe kans vir M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 51 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die CQ WPX ESB Kompetisie; die JS8CALL Aktiwiteits Tydperk en die sluitingsdatum vir SARL VHF/UHF Analoog logstate

30 Maart – die Sandton ARK Tech Talk

1 April – die begin van die SAMOC April Woordsoek

2 April – die begin van Ramadan, die RaDAR Uitdaging en die Pretoria ARK Snuffelmark

5 April – alle skole open

7 April – die SARL 80 m QSO Partytjie

9 April – die SARL Neem Amateur Radio na die Digitale Era, die Herfs QRP kompetisie en die Streeks FT4 DX kompetisie

12 April – die sluitings datum vir die 80 m QSO Partytjie logstate

14 April – die sluitings datum vir die Herfs QRP and FT4 logstate

15 April – Goeie Vrydag;

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Radio amateurs en Radio klubs, dit is jou verantwoordelikheid om jou lisensie fooi vir jou eie roepsein, die Klub-roepsein en die Klub-herhaler te betaal. Betaling kan geskied deur middel van 'n kredietkaart of Elektronies Fondsoorplasing. Sien die SARL Kommunikasie van 25 Maart of besoek die Liga webblad.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Andy Cairns, ZS6ADY, geproeflees deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.